# ...bleem – VF Plus

tement en munisipaliteite om seker te maak dat waterrekeninge vereffen word.

"Tegniese probleme soos in Mangaung, waar dispute tussen die munisipaliteit en Bloemwater bestaan, is nie die probleem van betalende inwoners nie. Dit is die verantwoordelikheid van die regering om seker te maak dat skuld nie eskaleer tot die punt waar daar gedreig word om water af te sny nie," sê Van Niekerk.

# Boeke se lot skok Naln-hoë

## Dis 'kultuurmisdaad', sê Lategan oor UV-stap

**Elsje du Toit**

Die boeke wat uit die Universiteit van die Vrystaat (UV) se biblioteek verwyder is om verpulp te word, "is 'n kultuurmisdaad".

Leana Lategan, hoofvakkundige van die Afrikaanse Letterkundige Museum en Navorsingsentrum (Naln) in Bloemfontein, sê dit is teleurstellend om die boeke en joernale so by Avery Scrap Metal and Glass Recyclers in Bloemfontein te sien.

"Daar lê 'n magdom kennis wat opgekerf sou word," sê sy. ons nie belang stel nie."

Maar die gebinde uitgawes van Afrikaanse tydskrifte, onder meer *Huisgenoot*, *Landbouweekblad* en *Die Brandwag*, sal definitief 'n aanwins vir Naln wees.

"Waaroor ek die ergste teleurgesteld is, is dat ons nie eens die geleentheid gehad het om na die boeke te kyk voordat dit verwyder is nie.

"Vorige kere is ons gekontak om na die boeke wat die biblioteek van ontslae wil raak te kyk en te vat wat ons versamelings sal aanvul, maar nie dié keer nie.

sien.

"Daar lê 'n magdom kennis wat opgekerf sou word," sê sy.

Sy was gisteroggend vroeg self daar om ondersoek in te stel.

"Die UV sê die boeke is nie meer bruikbaar nie, maar dit is nie so nie. Sowat 80% van daardie boeke is in 'n baie goeie toestand en ek glo die gebinde tydskrifte is volledig."

Dit kom nadat Avery meer as 20 ton boeke oorgekoop het nadat dit uit die UV se biblioteek verwyder is om glo verpulp te word.

Lacea Loader, woordvoerder van die UV, het Dinsdag gesê dat dit gedoen word om meer leerareas vir die studente te skep.

Willie Engelbrecht, voorsitter van die Bloemfonteinse Afrikanerkultuurraad (BAK), sê die boeke is "ongekende historiese skatte wat tot niet kan gaan".

"Die BAK ondersteun die bewaring en uitbouing van die Afrikanererfenis in ons stad, en wil 'n ernstige en dringende beroep op die UV doen om die fout reg te stel en die historiese artikels te verskuif na Naln ter bewaring onder die museum se bestuur en die ondersteuning van die Vriende van Naln," sê hy.

Lategan sê egter dat nie al die boeke wat daar lê betrekking tot Naln het nie.

"Ek vermoed dat die meeste van die boeke ons nie sal interesseer nie, want dit is of in Engels of oor onderwerpe waarin en te vat wat ons versamelings sal aanvul, maar nie dié keer nie.

"Soos die situasie is – met die boeke wat reeds by 'n besigheid is en wat gekoop moet word – is dit vir ons nou baie moeilik. Ons het nie die finansies om die boeke oor te koop nie."

Sy het egter 'n idee.

"Skoolbiblioteke moet na die skrootwerf gaan. As elke skool in Bloemfontein net minstens tien boeke vir hul eie biblioteke kan koop, kan ons dié situasie omkeer na iets goeds.

"Net vandag lees ek hoe swak ons gr. 4's se leesbegrip is. Hulle moet boeke lees. Tussen daardie duisende boeke is daar vreeslike interessante goed."

Naln is dankbaar vir skenkings.

"Ons beperk dit egter net tot Afrikaanse boeke, want ons het ook net soveel ruimte.

"Ons probeer altyd drie eksemplare van 'n boek kry: een om te bêre, een vir navorsingsdoeleindes en een om uit te stal.

"Vriende van Naln verkoop ook boeke hier. Die geld word dan in Naln teruggeploeg.

"Ons gaan ook na mense se huise om boeke oor te neem. Die mense moet egter vir ons 'n lys stuur sodat ons eers kan kyk of daar boeke is waarin ons wel belang stel.

"Maar geen boek kan net verwyder word om versnipper te word nie. Dit is 'n kultuurmisdaad."

■ **Lees meer op Netwerk24.**



**Van die duisende boeke wat sedert Maandag by Avery Scrap Metal and Glass Recyclers lê.** Foto: MLUNGISI LOUW